# *Die Nuwe Hemele*

# *En*

# *Die Nuwe Aarde*

'Volledige Studie'

**F.W.C. Neser M.Sc.**

# Die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde

| | |
|---|---|
| Outeur | F.W.C. Neser |
| Kopiereg | F.W.C. Neser |
| Uitgewer | F.W.C. Neser<br>Posbus 31571<br>Wonderboompoort<br>0033 |
| Tel / Faks: | (012) 379-8954 |
| E-pos: | ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com |
| Webtuiste: | www.israelmusthear.co.za |
| Kantoorure: | Maandag tot Donderdag,<br>09h00-12h00 |
| Drukker: | Minit Print Pretoria Noord |
| Tel: | (012) 565-5288 |
| Fax: | (012) 565-5289 |
| E-pos | info@minitprint.biz |
| Nuwe Druk | 2009 |
| ISBN | 978-1-920298-13-5 |

# Die Nuwe Hemele en die Nuwe Aarde

Ons behandel die onderwerp: Die nuwe hemele en die nuwe aarde. Om hierdie studie mee te begin en die van u wat u Bybel saamgebring het en dit wil volg dan kan u dit doen, dit sal u ook help om u belangstelling te hou. Anders, luister maar net na my. Ons gaan eers ‘n paar gedeeltes uit die Bybel saam lees. Soos u sien daar in u handleiding, die eerste wat ons wil saam lees is 2 Petrus 3. Ons gaan die hele hoofstuk met mekaar saam lees.

2 Petrus 3:1-18; (u sal sien waarom dit noodsaaklik is dat ons dit doen)

1 DIT is reeds die tweede brief, geliefdes, wat ek aan julle skrywe. In albei wil ek deur herinnering julle suiwere gesindheid opwek,

2 sodat julle die woorde kan onthou wat deur die heilige profete tevore gespreek is, en die gebod van ons, apostels van die Here en Verlosser.

3 Dit moet julle veral weet, dat daar aan die einde van die dae spotters sal kom wat volgens hulle eie begeerlikheid wandel

4 en sê: Waar is die belofte van sy wederkoms ? Want vandat die vaders ontslaap het, bly alles soos dit was van die begin van die skepping af.

5 Want moedswillig vergeet hulle dat daar van lankal af hemele was en ‘n aarde wat uit water en deur water ontstaan het deur die woord van God,

6 waardeur die toenmalige wêreld met water oorstroom is en vergaan het.

7 Maar die teenswoordige hemele en die aarde is deur dieselfde woord as ‘n skat weggelê en word vir die vuur bewaar teen die dag van die oordeel en die verderf van die goddelose mense.

8 Maar laat hierdie een ding julle nie ontgaan nie, geliefdes, dat een dag by die Here soos duisend jaar is en duisend jaar soos een dag.

9 Die Here vertraag nie die belofte soos sommige dit vertraging ag nie, maar Hy is lankmoedig oor ons en wil nie hê dat sommige moet vergaan nie, maar dat almal tot bekering moet kom.

10 Maar die dag van die Here sal kom soos ‘n dief in die nag, waarin die hemele met gedruis sal verbygaan - - - -

(Nou moet u onthou wat ek gesê het, - u verbeelding!

- - - - en die elemente sal brand en vergaan, en die aarde en die werke wat daarop is, sal verbrand.

11 Terwyl al hierdie dinge dan vergaan, hoedanig moet julle nie wees in heilige wandel en godsvrug nie? -

12 julle wat die koms van die dag van God verwag en verhaas, waardeur die hemele deur vuur sal vergaan en die elemente sal brand en versmelt.
13 Maar ons verwag volgens sy belofte nuwe hemele en ‘n nuwe aarde waarin geregtigheid woon.
14 Daarom, geliefdes terwyl julle hierdie dinge verwag, beywer julle dat julle vlekkeloos en onberispelik voor Hom bevind mag word in vrede.
15 En ag die lankmoedigheid van onse Here as saligheid, soos ons geliefde broeder Paulus ook met die wysheid wat aan hom gegee is, aan julle geskryf het,
16 net soos in al die briewe. Hy spreek daarin oor hierdie dinge, waarvan sommige swaar is om te verstaan, wat, die ongeleerde en onvaste mense verdraai, net soos die ander Skrifte, tot hul eie verderf.
17 Noudat julle dit dan vooruit weet, geliefdes, moet julle op jul hoede wees dat julle nie miskien meegesleep word deur die dwaling van sedelose mense en wegval uit jul eie vastigheid nie.
18 Maar julle moet toeneem in die genade en kennis van onse Here en Saligmaker, Jesus Christus. Aan Hom kom die heerlikheid toe, nou sowel as in die dag van die ewigheid. Amen.

Ons sien daar in die 13de vers – “Maar ons verwag volgens sy belofte nuwe hemele en ‘n nuwe aarde waarin geregtigheid woon”. Hy praat van die hemele wat met gedruis sal verbygaan en die elemente wat sal brand en versmelt. Nou ja, ek het gesê u moet u verbeelding gebruik; ons kan dit natuurlik maar net gebruik tot sover as wat ons eie kennis eintlik strek. ‘n Mens kan nie self jou verbeelding verder strek as dit nie. Maar dit gee u al klaar ‘n gedagte van die geweldige tye waarin ons leef. Ek gaan nou baie van hierdie dinge vir u beskryf en ek gaan nog vir u in baie ander plekke in die Bybel ander dele gee wat ons hier sal byvoeg om die prentjie dan verder vir ons te voltooi.

Jesaja 65:17-25;
17 Want kyk, Ek skep nuwe hemele en ‘n nuwe aarde, en aan die vorige dinge sal nie gedink word en hulle sal in die hart nie opkom nie.
18 Maar wees julle bly en juig vir ewig oor wat Ek skep; want kyk, Ek skep Jerusalem om te juig, en sy mense om bly te wees.
19 En Ek sal juig oor Jerusalem en bly wees oor my volk; en daarin sal nie meer gehoor word die stem van geween of die stem van geskreeu nie.

20 Daarvandaan sal nie meer kom ‘n suigling van ‘n paar dae of ‘n grysaard wat sy dae nie vol uitlewe nie; want ‘n seun sal sterwe honderd jaar oud, en wie sondig, sal, honderd jaar oud, deur die vloek getref word.
21 En hulle sal huise bou en bewoon, en wingerde plant en die vrug daarvan eet:

(Dit is ‘n geweldige gedagte dat op daardie nuwe aarde en in die nuwe hemele sal daar huise gebou word, daar sal wingerde geplant word en daar sal vrugte geëet word).

22 hulle sal nie bou dat ‘n ander dit bewoon nie; hulle sal nie plant dat ‘n ander dit eet nie; want die dae van my volk sal wees soos die dae van die bome, en my uitverkorenes sal die werk van hulle hande self geniet.
23 Hulle sal hul nie tevergeefs vermoei of baar vir skielike ondergang nie; want hulle is ‘n geslag van die wat deur die HERE geseën is, en hulle nakomelinge is by hulle.
24 En voordat hulle roep, sal Ek antwoord; terwyl hulle nog spreek, verhoor Ek.
25 Die wolf en die lam sal saam wei, - - - -

(so, daar sal wolwe wees, daar sal lammers wees maar hulle geaardheid gaan anders wees, hulle sal saam wei).

- - - - en die leeu sal strooi eet soos ’n bees, en stof sal die voedsel van die slang wees; hulle sal geen kwaad doen of verderf aanrig op my hele heilige berg nie, sê die HERE.

Vir die wat al lankal ons Bybelstudies bywoon, u weet, ek het vir u duidelik gemaak dat in profetiese taal, wanneer die profete praat van ‘n berg, dan bedoel dit ‘n koninkryk. M.a.w. hulle sal geen kwaad doen of verderf aanrig op My hele heilige berg nie – “in My hele heilige koninkryk nie”, sê die HERE.

Nou hier kan ek dink, miskien kan u ‘n bietjie van u verbeelding met vrug gebruik. Ons het nog nie eintlik in ons land geweld gesien nie. Maar noudat die beeldradio gekom het, het ons miskien al so ’n bietjie van geweld gesien wat in die wêreld plaasvind. Ons het miskien so ‘n bietjie gekyk na Soweto en met die dinge wat daarop gevolg het. Ons het darem dink ek, ‘n idee van wat geweld kan wees, ons het natuurlik geen idee van dit wat nog kom nie. Nou kan ons dan die teenstelling daarvan vir onsself in ‘n mate voorstel dié dag wanneer die dinge verby is en die HERE die nuwe hemele en die nuwe aarde geskep het, en daar sal niks daarvan meer gehoor word nie.

Dink u nie dit sal ‘n wonderlike tyd wees om in te lewe nie? Dit is wat die Bybel ons toe roep, en dit is wat die HERE vir ons in die vooruitsig stel en wat die HERE wil hê dat ons in daardie eeu en in so ‘n tyd moet lewe. Dit is

waarvoor die HERE deur sy genade en ook deur die versoeningsdood van die Here Jesus en van sy opstanding vir ons voorsiening voor gemaak het. Ons lees net hierdie versie ook uit Jesaja 66, dit is net die volgende hoofstuk:
Jesaja 66:22;

> Want soos die nuwe hemel en die nuwe aarde wat Ek maak, voor my aangesig sal bestaan, spreek die HERE, so sal julle nageslag en julle naam bestendig wees.

Dit is natuurlik God se beloftes vir sy volk, sy Israel volk, waarvan ek glo dat ons Blanke Protestantse Westerse Nasie die kern vorm. Dit is natuurlik heeltemal 'n ander studie opsigself waaraan ons baie weke gewy het. Ons het dit op kasset opgeneem net soos ons hierdie vanaand doen en 'n hele reeks van 17 studies en ook in pamflet vorm, as u daarop wil ingaan. Al hierdie dinge skakel inmekaar en ek het vir u gewys in die lang tyd wat ons hier met mekaar besig is, hoedat dit die kern is van alles wat besig is om in die wêreld vandag plaas te vind.

Dat onder sataniese inspirasie sal hierdie hele plan, waarvan die nuwe hemele en die nuwe aarde 'n hoofdeel uitmaak, gekelder word as Satan daarin kan slaag om God se volk te vernietig. Want dit is amper soos 'n gebou waarvan, as jy van die hoekstene uitslaan, dan stort die hele gebou inmekaar en so is die Godsplan. Dit is miskien waarom mense die Bybel vervelig vind en so baie nie tot die werklike geloof kan kom nie, omdat hulle nie die heerlike betekenis van die ganse Godsplan kan insien nie. En dit is die drang op ons hart in hierdie dae, dat ons hierdie dinge kan insien.

Ek wil nie dramaties klink nie en ek weet ek sal ook genade van die HERE moet vind wanneer die uur kom, maar ek wil dit vir u so stel: uit die diepte en uit die opregtheid van my hart, as jy hierdie waarheid sien sal jy nie omgee om daarvoor te sterwe as dit van jou gevra word nie. Dan sal jy begin verstaan waarom miljoene, in eeue wat verby is bereid was om vir hulle geloof te sterwe. As jy 'n visie het van die plan van God en jy het daardie openbaring van daardie kontak met die HERE gemaak, dan weet jy dit is die kern van die Christelike geloof. Jy kan nie sterwe nie, jy het alreeds die ewige lewe ontvang.

Dit was die krag van die martelare, dit was die gees wat uit hulle gestraal het wat die hele Romeinse Ryk na drie eeue laat omswaai het na die Christelike geloof in die tyd van Konstantinus. Waarmee het hulle daardie heidene oortuig? Op baie maniere, maar die kern daarvan as jy na gekiedskrywers toe gaan; verskillende van hulle, dan sal hulle vir jou sê: toe die heidene daar in hulle "Colosseum" en in hulle arenas, (dit was hulle

sport), die Christene verbrand het of vir die wilde diere gegooi het. Want hulle kon sien, hier is ‘n klomp mense wat al klaar die dood oorwin het en wat dit nie vrees nie.

Hulle vra toe wat die Christene se geheim is en begin die Woord van die HERE en van die evangelie te ondersoek en hulle sien dit. En so het baie van hulle tot bekering gekom! Nou die geskiedenis. Net soos van ons geleerde vriende hierso; ek hoop as ek ‘n fout maak sal u my maar vergewe, maar ek dink ons ekonome sê dat selfs jou ekonomie loop ook in siklusse en so aan; so glo ek ook geskiedkundiges sê die geskiedenis herhaal homself.

In baie opsigte is dit so, ek voel ons het in die geskiedenis van die Christelike Dispensasie ook nou die volle kringloop voltooi en is weer op die punt waar die wiel begin het. Net soos in die tyd toe die Here Jesus gesterwe het; daardie heerlike oomblik toe God die aarde besoek het met die geboorte van sy Seun en die prys wat Hy betaal het, het die tyd aangebreek wanneer die besoek weer kom. Hierdie keer in glans en in glorie en in heerlikheid om daardie Plan na sy klimaks te voer en dit is om die Godsregering op aarde te vestig. Maar dit gaan ook lei na die laaste stryd van die eeue, tussen God en Satan.

Hierdie brand van die elemente wat ons van gelees het in Petrus, die hemele wat sal verbygaan met gedruis; ons lewe in die tyd van die waterstofbom, is dit nie so nie? Ons lewe in die tyd waar die “super” nasies al hierdie dinge tot hul beskikking het, om dit op mekaar te gooi en wat wetenskaplikes erken as dit gebeur, bestaan die moontlikheid dat ‘n ketting reaksie aan die gang gesit kan word en dat die mens die elemente spontaan aan die brand kan steek. En waar gaan dit nog kom, wanneer God aan die eenkant en Satan aan die anderkant, tot die geveg toetree en hierdie dinge as te ware kristalliseer en ook hul verskyning begin maak in die materiële.
Ons lees daarvan in die Bybel dat daar sulke oorlogvoering was! Ons sal meer daarvan sien en hoe dit gaan lei na hierdie verandering, ek wil nie te veel daarop ingaan nie, anders gaan ek hierdie boodskap nie op band kry nie.
Ek het nog hier ‘n hele paar ander Skrifte waarvan ek net die verwysings gaan gee, dat die wat na die band luister en miskien nie die handleiding het nie, u dit in u eie Bybel kan lees. En die wat dit wel het; hier is ‘n paar ander Skrifte. Wanneer u nou nabetragting doen, en miskien weer hierdie oorgaan, moet u ook hierdie Skrifte in u Bybels lees.
U sal sien dit lei in dieselfde trant, naamlik:

Jesaja 2:2-5;

2 En aan die einde van die dae sal die berg van die huis van die HERE vasstaan op die top van die berge en verhewe wees bo die heuwels, en al die nasies sal daarheen toestroom.

3 En baie volke sal heengaan en sê: Kom laat ons optrek na die berg van die HERE, na die huis van die God van Jakob, dat Hy ons sy weë kan leer en ons in sy paaie kan wandel. Want uit Sion sal die wet uitgaan en die woord van die HERE uit Jerusalem.

4 En Hy sal oordeel tussen die nasies en regspreek oor baie volke; en hulle sal van hul swaarde pikke smee en van hul spiese snoeimesse; nie meer sal nasie teen nasie die swaard ophef nie, en hulle sal nie meer leer om oorlog te voer nie.

5 Kom, huis van Jakob, en laat ons wandel in die lig van die HERE.

Miga 4:1-4;

1 EN aan die einde van die dae sal die berg van die huis van die HERE vasstaan op die top van die berge en verhewe wees bo die heuwels, en die volke sal daarheen toestroom.

2 En baie nasies sal heengaan en sê: Kom, laat ons optrek na die berg van die HERE en na die huis van die God van Jakob, dat Hy ons in sy weë kan leer en ons in sy paaie kan wandel. Want uit Sion sal die wet uitgaan en die woord van die HERE uit Jerusalem.

3 En Hy sal oordeel tussen baie volke en regspreek vir magtige nasies tot in die verte; en hulle sal van hul swaarde pikke smee en van hul spiese snoeimesse; nie *meer* sal nasie teen nasie die swaard ophef nie, en hulle sal nie meer leer om oorlog te voer nie.

4 Maar hulle sal sit elkeen onder sy wingerdstok en onder sy vyeboom, sonder dat iemand hulle verskrik; want die mond van die HERE van die leërskare het dit gespreek.

Jesaja 11:1-9;

1 MAAR daar sal ‘n takkie uitspruit uit die stomp van Isai, en ‘n loot uit sy wortels sal vrugte dra;

2 en op Hom sal die Gees van die HERE rus, die Gees van wysheid en verstand, die Gees van raad en sterkte, die Gees van kennis en van die vrees van die HERE.

3 En Hy het ‘n welgevalle aan die vrees van die HERE; en Hy sal nie regspreek na wat sy oë sien nie, en nie oordeel na wat sy ore hoor nie;

4 maar aan die armes sal Hy in geregtigheid reg doen en die sagmoediges van die land met billikheid oordeel; maar Hy sal die aarde slaan met die roede van sy mond en met die asem van sy lippe die goddelose doodmaak.

5 En geregtigheid sal die gordel van sy lendene en trou die gordel van sy heupe wees.
6 Dan wei die wolf by die lam, en die luiperd gaan lê by die bokkie, en die kalf en die jong leeu en die vetgemaakte vee bymekaar, en ‘n klein seuntjie sal hulle aanja.
7 Die koei en die berin wei, en hulle kleintjies lê bymekaar; en die leeu eet strooi soos die os;
8 en die suigling speel by die gat van ‘n adder, en die gespeende kind steek sy hand uit na die kuil van ‘n basilisk.
9 Hulle sal geen kwaad doen of verderf aanrig op my hele heilige berg nie; want die aarde sal vol wees van die kennis van die HERE soos die waters die seebodem oordek.

Hierdie gedeelte wil ek net met u saam lees, nl.:
Hebreërs 12:25-29; (waar dit sê)

25 Pas op dat julle Hom wat spreek, nie afwys nie; want as húlle nie ontvlug het nie wat Hom afgewys het toe Hy op aarde ‘n goddelike waarskuwing gegee het, veel minder óns wat ons van Hom afkeer nou dat Hy uit die hemele spreek.
26 Toe het sy stem die aarde geskud; maar nou het Hy belowe en gesê: Nog een maal laat Ek nie alleen die aarde nie, maar ook die hemel bewe.
27 En hierdie woord: nog een maal, wys duidelik op die verandering van die wankelbare dinge as geskape dinge, sodat die onwankelbare kan bly.
28 Daarom, omdat ons ‘n onwankelbare koninkryk ontvang, laat ons dankbaar wees, en so God welbehaaglik dien met eerbied en vrees.
29 Want onse God is ‘n verterende vuur.

Ons sal meer daarvan sien maar laat ons voortgaan. Dus:
Die belofte dat daar “nuwe hemele en ‘n nuwe aarde” gaan wees, word op vier plekke in die Bybel gevind, naamlik:
Jesaja 65:17;

17 Want kyk, Ek skep nuwe hemele en ‘n nuwe aarde, en aan die vorige dinge sal nie gedink word en hulle sal in die hart nie opkom nie.

Ons het dit gelees.
Jesaja 66:22-24;

22 Want soos die nuwe hemel en die nuwe aarde wat Ek maak, voor my aangesig sal bestaan, spreek die HERE, so sal julle nageslag en julle naam bestendig wees.
23 En elke maand op die nuwemaan en elke week op die sabbat sal alle vlees kom om te aanbid voor my aangesig, sê die HERE.

24 En hulle sal uitgaan en die lyke sien van die mense wat teen My opgestaan het; want hulle wurm sal nie sterwe en hulle vuur sal nie uitgeblus word nie, en hulle sal afgryslik wees vir alle vlees.

Ons het vers 22 gelees

Lees weer: 2 Petrus 3:10-13; (ons het dit met u gelees)

Lees Openbaring 21:1 tot Openbaring 22:5),

Ons gaan net 'n paar verse lees hier vanuit Openbaring 21; u moet ook as u 'n kans het, dit lees tot Openbaring 22:5, want dit loop dwarsdeur aanmekaar en dit is 'n wonderlike gedeelte in die Bybel om te lees.

*Die nuwe hemele en die nuwe aarde*

Openbaring 21:1-4; (Dit sê daar):

1 EN ek het 'n nuwe hemel en 'n nuwe aarde gesien, want die eerste hemel en die eerste aarde het verbygegaan; en die see was daar nie meer nie.

2 En ek, Johannes, het die heilige stad, die nuwe Jerusalem, sien neerdaal van God uit die hemel, toeberei soos 'n bruid wat vir haar man versier is.

3 En ek het 'n groot stem uit die hemel hoor sê: Kyk, die tabernakel van God is by die mense, en Hy sal by hulle woon, en hulle sal sy volk wees; en God self sal by hulle wees as hulle God.

4 En God sal al die trane van hulle oë afvee, en daar sal geen dood meer wees nie; ook droefheid en geween en moeite sal daar nie meer wees nie, want die eerste dinge het verbygegaan.

En so gaan dit aan!

Dit is lieflik om te lees en ons hou net daar op, om tyd te spaar. Dan gaan hy aan en beskrywe hy die prag en heerlikheid van daardie nuwe stad, en die wonder is dat die <u>tabernakel van God by die mense is</u>. Die ou idee, wat maar 'n vae idee is wat mense nie kan beskrywe nie, is iets soos: wel, as jy nou gered is en glo in die Here Jesus dan sal jy eendag hemel toe gaan. Hoe dit presies lyk in die hemel kan niemand vir jou sê nie.

Maar as jy die Bybel lees dan sal jy sien die prentjie, die motief, en die doel is net andersom; dat die eindoorwinning nie is dat die mens na God toe gaan nie, maar dat God na die mens toe gaan kom. Dat die tabernakel van God by die mens gaan wees, op 'n nuwe aarde en onder 'n nuwe hemel. Wat vir ons op baie plekke in die Bybel beskrywe word. Dit is 'n heerlike klimaks en ons gaan 'n bietjie verder aan daarvan sien.

Kom ons kyk nou eers na "nuwe hemele en 'n nuwe aarde" waarvan ons praat. Ons praat van "hemele". Hoeveel mense besef die Bybel wys vir ons baie duidelik dat daar drie hemele is. En al drie hierdie hemele word vir ons baie duidelik beskrywe en ons moet hulle verstaan as ons wil weet wat hemel beteken.

Kom ons kyk dan na die drie hemele.

# Drie Hemele

Die Apostel Paulus skryf aan die Korintiërs soos volg:

> "Ek weet van 'n man in Christus, veertien jaar gelede — of dit in die liggaam was, weet ek nie, of buite die liggaam, weet ek nie. God weet dit — dat so iemand weggeruk is tot in die derde hemel" – (2 Kor. 12:2).

| | |
|---|---|
| Lees 2 Korinthiërs 12:1-4; | |
| 1 | DIT is waarlik vir my nie nuttig om te roem nie, want ek sal kom tot gesigte en openbaringe van die Here. |
| 2 | Ek weet van 'n man in Christus, veertien jaar gelede – of dit in die liggaam was, weet ek nie, of buite die liggaam, weet ek nie, God weet dit – dat so iemand weggeruk is tot in die derde hemel. |
| 3 | En ek weet van so 'n man – of dit in die liggaam of buite die liggaam was, weet ek nie, God weet dit - |
| 4 | dat hy weggeruk is in die Paradys en onuitspreeklike woorde gehoor het wat 'n mens nie mag uitspreek nie. |

Die persoon was weggeruk tot in die derde hemel.
Paulus sê: "of dit in die liggaam was, of buite die liggaam, dit weet ek nie", m.a.w. daar is 'n moontlikheid dat so 'n persoon in sy liggaam weggeruk kon gewees het tot in die derde hemel.
Ons weet van 'n Henog wat nie was nie want God het hom geneem.
Ons lees van 'n Elía wat in daardie kolom toe die vurige wa en die vurige perde gekom het, opgegaan het en dit is wat die Bybel vir ons beskryf en wie sê hulle was die enigste? Hier is 'n man waarvan Paulus praat, m.a.w. die moontlikheid het al bestaan in Paulus se tyd; dat hy geweet het van 'n persoon in sy liggaam of buite sy liggaam wat na die derde hemel kon gaan.
Ons punt is, kry net u gedagte daarop dat daar 'n derde hemel is wat ons aanstons vir u van naderby sal beskrywe.

Die Bybel praat dus van drie hemele.
Volgens die Skrif kan die drie hemele as volg onderskei word:
**(a) Die eerste hemel:**
Die atmosfeer, of tot sover ons dampkring rondom die aarde strek. Dit is die gebied wat ons "lug" bevat en waarin ons wolke vorm en waaruit ons reën val.
U sal dit in die volgende Skrifgedeeltes vind:
(Kom ons lees net daardie paar verwysings in Génesis, die ander kan uself na kyk om tyd te bespaar).

In Génesis 1:8 - die skeppings verhaal.
Genesis 1:8;
8 En God het die uitspansel hemel genoem. En dit was aand en dit was môre, die tweede dag.

Psalm 77:17-18;
17 Die waters het U gesien, o God, die waters het U gesien, hulle het gebewe; ja, die watervloede het gesidder.
18 Die wolke het water uitgegiet, die hemele het donder laat hoor, ook het u pyle rondgevlieg.
Psalm 104:2-3;
2 wat Uself omhul met die lig soos met 'n kleed, wat die hemel uitspan soos 'n tentdoek;
3 wat sy solders bou in die waters, wat van die wolke sy wa maak, wat op die vleuels van die wind wandel,

Génesis 7:11;
11 In die seshonderdste jaar van die lewe van Noag, in die tweede maand, op die sewentiende dag van die maand, op dieselfde dag, is al die fonteine van die groot watervloed oopgebreek, en die sluise van die hemel is geopen
Génesis 8:2;
2 Ook die fonteine van die watervloed en die sluise van die hemel het toegegaan, en die stortreën uit die hemel het opgehou.

Ons weet dit is in verband met die sondvloed. Dit is die eerste hemel.
Hier volg dit en word vir ons wetenskaplik bewys, en nou in die tyd van ons ruimtevaarders het ons dit ook gesien, sover as jou dampkring betref. Daar is wolke, daar is lug, en dit word natuurlik al dunner soos jy opgaan en daar word 'n sekere stadium bereik wat jy natuurlik nie goed sal kan asemhaal nie en jy vind dit selfs met jou bergklimmers en 'n bergpiek; al is dit ook bergpiek Everest, wat is sy hoogte in vergelyking met nog verder die lug in, maar selfs daar word die lug dunner en die suurstof minder. Dit word al minder en minder tot jy 'n plek en 'n perk bereik waar die twee van mekaar skei, waar jou dampkring nie verder strek nie. So, dit is die eerste hemel.

**(b) Die tweede hemel**:
Die gebied bokant ons dampkring; waar die planete is en die sterre natuurlik. Hier is daar geen lug of dampkring om die lig van die son, maan en sterre op te breek en sodoende tog lig te verskaf waar die sonlig nie direk val nie. Dis in hierdie gebied pik, pikdonker, en dit word algemeen

deur Bybel studente aanvaar dat dit die gebied is waarin Satan en sy demone woon. Die ruimtemanne het bevestig dat dit daar swart duisternis is. Ons weet natuurlik, ek dink ons leer dit deesdae al op laerskool, die tyd toe ek nog skool toe gegaan het moes ons wag tot hoërskooldae. Maar in hierdie tyd dink ek word dit al op laerskool geleer dat die rede waarom jy lig het selfs in plekke waar nie direk sonlig val nie; is omdat jy lig het en klein stofdeeltjies en so aan, wat jou lig weerkaats en reflekteer, daarom het jy lig ook direk waar jy nie in die straal van die son is nie. Maar buite jou dampkring as jy nie direk in die straal van daardie lig is nie, is daar geen stofdeeltjies om daardie lig te versprei nie, dit is pik, pikdonker en dit word algemeen aanvaar dat dit die plek is waar Satan en sy demone woon. En hierdie dinge vriende, is werklikheid.

Kom ons kyk net na ‘n paar Skrif gedeeltes:

Génesis 15:5;

5 Daarop lei Hy hom uit na buite met die woorde: Kyk nou op na die hemel en tel die sterre as jy hulle kan tel. - - - - -

(Dit is nou die tweede hemel, daar waar die sterre is

- - - - - En Hy sê vir hom: So sal jou nageslag wees.

Dit sal u ook vind, min of meer in dieselfde trant in:

Génesis 22:17;

17 dat Ek jou ryklik sal seën en jou nageslag grootliks sal vermeerder soos die sterre van die hemel en soos die sand wat aan die seestrand is; en jou nageslag sal die poort van sy vyande in besit neem.

Génesis 26:4;

4 En Ek sal jou nageslag vermeerder soos die sterre van die hemel en aan jou nageslag al hierdie lande gee, en in jou nageslag sal al die nasies van die aarde geseën word;

Deuteronómium 1:10;

10 Die HERE julle God het julle vermenigvuldig; en kyk, julle is vandag soos die sterre van die hemel in menigte.

Kom ons kyk nou na:

Jesaja 13:10;

10 Want die sterre van die hemel en sy Oríons sal hulle lig nie laat skyn nie; die son is duister by sy opgang, en die maan laat sy lig nie skyn nie.

Jesaja 14:13;

13 En jý het in jou hart gesê: - - - - -

(Dit praat nou hier van Lucifer as Satan)

- - - - - Ek wil opklim in die hemel, my troon verhef bo die sterre van God en sit op die berg van samekoms in die uithoeke van die Noorde.

Ons sal met u ‘n studie hê oor die duiwel self wat die Bybel ons leer aangaande die duiwel en dan sal ons meer van daardie Skrif sien.
Die Apostel Paulus skryf aan die Efésiërs:
Efésiërs 6:12;
12 Want ons worstelstryd is nie teen vlees en bloed nie, - - - - -
(Luster mooi!)
- - - - maar teen die owerhede, teen die magte, teen die wêreldheersers van die duisternis van hierdie eeu, teen die bose geeste in die lug.

In Daniël 10, en u moet regtigwaar Daniël 10 lees asb, dit is een van die merkwaardigste hoofstukke in die Bybel, waar dit vir jou ‘n geveg beskrywe. ‘n Geveg tussen ‘n engel van God wat besig was om met ‘n boodskap van die hemel af te kom na Daniël waar hy besig was om te bid op aarde, en een van hierdie prinse van Satan in hierdie tweede hemel, in hierdie duister ruimte rondom ons.

Ek gee vir u ‘n opsomming daarvan:
In Daniël 10 lees ons hoedat Daniël gebid het aangaande die vervulling van ‘n profesie in verband met sy volk, waarvan die tyd van vervulling in sy tyd geldig was. ‘n Engel het eers drie weke later met die antwoord uit die hemel by hom aangekom. Hy het vir Daniël gesê dat God sy woorde die eerste dag al gehoor het, maar dat die demoniese prins wat die koninkryk van Persië vanuit die “lug” (die tweede hemel) beheer - (sien Efé. 6:12) hom 21 dae lank weerstaan het. Hy kon alleenlik deurkom nadat die aartsengel Mígael hom kom help het.

U sal ook so ‘n beskrywing vind in:
Openbaring 12:7-12;
7 En daar het oorlog in die hemel gekom: Mígael en sy engele het oorlog gevoer teen die draak, en die draak en sy engele het oorlog gevoer;
8 en hulle kon nie oorwin nie, en hulle plek was in die hemel nie meer te vinde nie.
9 En die groot draak is neergewerp, die ou slang wat genoem word duiwel en Satan, wat die hele wêreld verlei, hy is neergewerp op die aarde, en sy engele is saam met hom neergewerp.
10 Toe hoor ek ‘n groot stem in die hemel sê: Nou het die heil en die krag en die koningskap die eiendom van onse God geword, en die mag van sy Christus; want die aanklaer van ons broeders is neergewerp, hy wat hulle aanklaag voor onse God, dag en nag.

11 En hulle het hom oorwin deur die bloed van die Lam en deur die woord van hulle getuienis, en hulle het tot die dood toe hulle lewe nie liefgehad nie.
12 Daarom, wees verheug, o hemele en die wat daarin woon; wee die bewoners van die aarde en die see, want die duiwel het na julle neergedaal met groot woede, omdat hy weet dat hy min tyd het.

Dit toon dat die engele van God werk en veg ten behoewe van die volk van God, en dat die engele van Satan veg ten behoewe van die heidense volkere. Dit is baie belangrik en daar is ‘n wêreldse betekenis daarin. Die Bybel toon baie duidelik dat in die laaste slag net voor en met die koms van Christus, die engele ‘n baie prominente aandeel gaan hê in die beskerming en versameling van die uitverkorenes van God.

U kan dit lees in:
Matthéüs 13:39, 43, 49;
39 en die vyand wat dit gesaai het, is die duiwel. Die oes is die voleinding van die wêreld, en die maaiers is die engele.
43 Dan sal die regverdiges skyn soos die son in die koninkryk van hulle Vader. Wie ore het om te hoor, laat hom hoor.
49 So sal dit wees in die voleinding van die wêreld: die engele sal uitgaan en die slegte mense onder die regverdiges uit afskei.

Matthéüs 16:2;
2 Maar Hy antwoord en sê vir hulle: In die aand sê julle: Mooi weer, want die lug is rooi.
Matthéüs 24:31;
31 En Hy sal sy engele uitstuur met harde trompetgeluid, en hulle sal sy uitverkorenes versamel uit die vier windstreke, van die een einde van die hemele af tot die ander einde daarvan.
Matthéüs 25:31;
31 En wanneer die Seun van die mens in sy heerlikheid kom en al die heilige engele saam met Hom, dan sal hy opsy heerlike troon sit;
2 Thessalonicense 1:7;
7 en aan julle wat verdruk word, verligting *te gee* saam met ons in die openbaring van die Here Jesus uit die hemel met sy magtige engele
Hebreërs 1:14;
14 Is hulle nie almal dienende geeste wat vir diens uitgestuur word ter wille van die wat die saligheid sal beërwe nie?

Lees ook ons studie oor: “Die Groot Verdrukking” en “Engele”.

"Die Groot Verdrukking" het ons ook al op kasset, en die "Engele" sal ons na die volgende studie behandel, en dit dan ook op kasset plaas.
Hierdie Skrifte moet u tog maar in u Bybel naslaan.

**(c) Die Derde Hemel:**
Is die gebied waar God woon en is ver bokant die eerste en die tweede hemel.
Lees weer Paulus se woorde in:
2 Korinthiërs 12:2; "Ek weet van 'n man - - - - weggeruk is tot in die derde hemel".

In Hebreërs 4:14 lees ons van Jesus die volgende;
14 TERWYL ons dan 'n groot Hoëpriester het wat **deur** die hemele deurgegaan het, *naamlik* Jesus, die Seun van God, laat ons die belydenis vashou.

Hy het deur die hemele deur gegaan, m.a.w. toe die Here Jesus opgevaar het na die hemel toe soos ons dit noem, het Hy **deur** die eerste hemel gegaan – dit is die dampkring, en Hy het **deur** die tweede hemel gegaan waar die sterre en planete beweeg, **tot in** die derde hemel waar God woon.

U kan verder die volgende lees:
Hebreërs 7:26;
26 Want so 'n hoëpriester was vir ons gepas, een wat heilig, onskuldig, onbesmet, afgeskeie van die sondaars is, en wat hoër as die hemele geword het;
Génesis 1:1;
1 IN die begin het God die hemel en die aarde geskape.

Jesaja 14:12-14;
12 Hoe het jy uit die hemel geval, o môrester, seun van die dageraad! *Hoe* lê jy teen die aarde neergeslaan, oorweldiger van die nasies!
13 En jý het in jou hart gesê: Ek wil opklim in die hemel, my troon verhef bo die sterre van God en sit op die berg van samekoms in die uithoeke van die Noorde.
14 Ek wil klim bo die hoogtes van die wolke, my gelykstel met die Allerhoogste!
Jesaja 61:1;
1 DIE Gees van die Here HERE is op My, omdat die HERE My gesalf het om 'n blye boodskap te bring aan die ootmoediges; Hy het My gestuur om te verbind die gebrokenes van hart, om vir die gevangenes 'n vrylating uit te roep en vir die geboeides opening van die gevangenis;

Openbaring 21:2, 10;
2 En ek, Johannes, het die heilige stad, die nuwe Jerusalem, sien neerdaal van God uit die hemel, toeberei soos ‘n bruid wat vir haar man versier is.
10 En hy het my in die gees weggevoer op ‘n groot en hoë berg en my die groot stad getoon, die heilige Jerusalem, wat uit die hemel van God neerdaal;

**Hemele - (Dampkring en Planete Ruim) in teenstelling met Hemel –** of woning van God.
Ons lees in Matthéüs 3:16-17;
16 En nadat Jesus gedoop was, het Hy dadelik uit die water opgeklim, en meteens gaan die hemele (**Ouranoi** in Grieks) vir Hom oop, en Hy sien die Gees van God soos ‘n duif neerdaal en op Hom kom.
17 En daar kom ‘n stem uit die hemele (**Ouranos** in Grieks) wat sê: Dit is my geliefde Seun in wie Ek ‘n welbehae het.

Hierdie Griekse woorde kom ook netso in Markus 1:10-11; voor.
Dieselfde Griekse woord vir hemele word ook in 2 Petrus 3:5,7,10,12-13; gebruik; en dit handel oor die oordeel deur vuur, van die hemele en **die aarde wat nou is** en die skepping van die **nuwe** hemele en die **nuwe** aarde.

Hierdie hemele is die eerste hemel want dit kon gesien word met die blote oog. As u dalk iets hiervan verloor het, hou maar net ‘n bietjie geduld ons kom nou-nou weer tot dit terug sodat u kan verstaan.
Ons lees in Matthéüs 24:29;
29 EN dadelik ná die verdrukking van daardie dae sal die son verduister word en die maan sal sy glans nie gee nie, en die sterre sal van die hemel val, en die kragte van die hemele sal geskud word.
Efésiërs 4:10 sê;
10 Hy wat neergedaal het is dieselfde as Hy wat opgevaar het bokant al die hemele, sodat Hy alles tot volheid kan bring.
Dit praat natuurlik van die Here Jesus.

Dit saam met Daniël 10, Openbaring 12:7-12; Efésiërs 6:12; dui op die gebied waaruit die sterre sal val bokant die dampkring, waar dit pikdonker is, en vanwaar Satan en sy demone hulle stryd voer teen die mensdom op aarde. Nou goed, dit is die drie hemele.
Nou is daar drie ander dinge waarna ons moet kyk, naamlik drie dispensasies of drie tyd indelings.

# Drie Dispensasies

Die Bybel bevat 'n betroubare en gesaghebbende weergawe van die ontstaan en geskiedenis van die aarde waarop ons leef.
Daar is drie hoof indelings of dispensasies.
Die woord wêreld word op baie plekke in die Nuwe Testament van die Griekse woord "**Kosmos**" vertaal, en beteken ook wêreldorde.
So lees ons bv. in Matthéüs 24:3;

3 En toe Hy op die Olyfberg gaan sit het, kom die dissipels alleen na Hom en sê: Vertel ons, wanneer sal hierdie dinge wees, en wat is die teken van u koms en van die voleinding van die wêreld?

Hier beteken die oorspronklike Griekse woord "**Aion**" - eeu of dispensasie. Hulle het nie die Heer gevra wanneer die aarde gaan vergaan nie, maar wanneer die dispensasie waarin hulle geleef het, sou eindig.
Die tyd het nou aangebreek waarin daar heerlike nuwe openbarings aangaande hierdie drie wêrelde, of eeue, of dispensasies aan ons onthul word. Namate ons al nader aan die verskyning van ons Here Jesus kom, die opgaan van die Son van Geregtigheid, sal die dinge wat vir ons vroeër verborge was, vir ons nou begin oopgaan.
Kom ons definieer hierdie drie dispensasies:

**Die Drie Dispensasies Geïdentifiseer.**
Die Apostel Petrus gee 'n baie duidelike uiteensetting van die drie tydvakke of eeue, of dispensasies waarin die geskiedenis van die wêreld verdeel kan word, en ons gaan hulle almal vind in daardie eerste gedeelte van 2 Petrus 3 wat ons gelees het.
Kom ons kyk na:

**(a) Die eerste wêreld:**
Daar sê Petrus:

"waardeur die toenmalige wêreld met water oorstroom is en vergaan het" - (2 Petrus 3:6).

**(b) Die tweede wêreld:**

"Maar die teenswoordige hemele en die aarde is deur dieselfde woord as 'n skat weggelê en word vir die vuur bewaar teen die dag van die oordeel en die verderf van die goddelose mense" - (2 Petrus 3:7).

**(c) Die derde wêreld:**

"Maar ons verwag volgens sy belofte nuwe hemele en 'n nuwe aarde waarin geregtigheid woon" - (2 Petrus 3:13).

Nou laat ek dit net ‘n bietjie vir u duidelik maak. Ek dink u het miskien ‘n bietjie by dié tyd, die spoor verloor.  Kom ons maak dit net vir u duidelik en dan gaan ons dit nou vir u een vir een behandel.

Die apostel Petrus wys vir ons in daardie derde hoofstuk wat ons gelees het dat daar drie wêrelde of dispensasies of tydvakke is.  Die eerste een kom neer op die dispensasie van die skepping af of tenminste die skepping soos dit vir ons verklaar word in die Bybel.  Ek noem dit altyd liewerste die herskepping waar dit begin by “nadat die HERE alles geskape het en toe het Hy vir Adam geskape”.  Daar tussen, soos ek vir u al in vorige studies duidelik gemaak het, tussen Génesis 1:1 en Génesis 1:2, is daar ‘n gaping wat miljoene jare wyd kan wees, tussen daardie en “in die begin het God die hemele en die aarde geskape”; dan die tweede versie “En die aarde was woes en leeg”; ek het vir u gewys die oorspronklike Hebreeus die “**tôhûw** – to`-hoo” en die “**bôhûw** – bo-hoo” dat dit moet lees – “dit het woes en leeg geword”.

So, ons begin eintlik nou by hierdie “toe hy woes en leeg geword het”, en toe God weer gesê het laat daar lig wees.  Dit is ‘n periode van omtrent 6,000jaar gelede.  Daardie eerste dispensasie, daardie skepping soos ons dit altyd gehad het tot by die sondvloed, dit is die eerste dispensasie, en wat ek nou meer breedvoerig vir u wil verduidelik.

Die tweede dispensasie of tydvak is nou vanaf die sondvloed tot by die tyd van die wederkoms van die Here Jesus en teen hierdie tyd van die wederkoms van die Here Jesus gaan hierdie tyd wees “wanneer die hemele verbygaan met ‘n gedruis, die elemente gaan brand, met onuitbluslike vuur en die aarde en die wat daarop is gaan verbrand word”. Dit is hierdie tweede dispensasie, dit wat ons nou in lewe, soos ons nou die wêreld ken – ons sien die son, die wolke, ons leef in Suid Afrika.  In Suider Afrika is die reënseisoen in die somer in hierdie dele, en  in die winter daar in die Westelike Provinsie.  Ons ken die klimaat=streke soos ons dit in ons aardrykskunde leer, ons het reënvalsyfers en so aan.  Dit is die tyd waarin ons nou lewe

Nou praat die Bybel van ‘n derde dispensasie, of ‘n derde wêreld.  Dit is die tyd nadat hierdie hemele verbygegaan het met gedruis, dit is die tydvak van die nuwe hemele en die nuwe aarde.  Dit is wat die Bybel vir ons baie mooi beskrywe.  Dit is wat ons nou gou na gaan kyk.  Ons gaan nou kyk na die eerste wêreld m.a.w. die eerste dispensasie, daardie periode vanaf toe God nou die aarde geskape het tot by die sondvloed.   Kom ons gaan kyk hoe het die wêreld toe gelyk, en ek dink u sal verbaas wees as ek vir u gaan wys dat hy baie anders gelyk het as wat hy nou lyk.

# Die Eerste Wêreld

Die tydperk van die eerste wêreld strek vanaf die skepping soos in Génesis beskryf, tot by die sondvloed. Hierdie eerste wêreld was totaal anders as die wêreld soos ons hom vandag ken. Daar was 'n groot **ring** of kombers van **water** reg rondom die aarde.
Ons lees dit in:
Génesis 1:7, 8, 10; (Ek dink ons moet dit net lees sodat u dit kan sien, onthou dit het rondom die aarde gestrek)
7 God het toe die uitspansel - - - - -
(Die Engels sê "a firmament")
- - - - gemaak en die waters wat onder die uitspansel is, geskei van die waters wat bo die uitspansel is. En dit was so.
8 En God het die uitspansel hemel genoem. En dit was aand en dit was more, die tweede dag.
10 En God het die droë grond aarde genoem, en die versameling van die waters het Hy see genoem. Toe sien God dat dit goed was.

Hierdie ring of kombers van water rondom die aarde het volgens Job 37:18 soos 'n gegote spieël gelyk en het al die direkte strale van die son terug in die ruimte weerkaats, en die uitstraling op die aarde tot 'n minimum beperk. Dit het aan die aarde vanaf die ewenaar tot by die pole 'n gelykmatige klimaat gegee, wat weer op sy beurt ideale toestande geskep het vir die plantegroei. Mens en dier het dus in 'n baie gunstige klimaat gelewe, geen wonder dat die mense so oud geword, en baie diere so groot geword het nie.
Die feit dat daar **geen reënboog** tot na die sondvloed was nie, is 'n bewys dat die son nooit direk op die aarde geskyn het nie. Daar was ook geen reën soos ons dit ken tot na die sondvloed nie, maar die aarde was benat deur 'n mis.
Lees Génesis 2:5-6;
5 was daar nog geen struike in die veld op die aarde nie, en geen plante van die veld het nog uitgespruit nie; want die HERE God het nog nie laat reën op die aarde nie, en daar was geen mens om die grond te bewerk nie.
6 Maar 'n mis het opgetrek uit die aarde en die hele aardbodem bevogtig.

Daar word (let mooi daarop) nêrens van hitte, koue, winter, en somer, saaityd of oestyd gepraat tot ná die sondvloed nie. Dit is van die uiterste belang m.a.w. dit was 'n tipe wêreld wat ons nog nooit geken het nie. Dit was 'n tipe wêreld wat anders was, as wat dit nou is en dit is belangrik.
Nou lees ons in Génesis 8:22; (dit is nou na die sondvloed)

22 Van nou af sal al die dae van die aarde, saaityd en oestyd, koue en hitte, somer en winter, dag en nag nie ophou nie.

Dit het eers na die sondvloed gekom. Voor die sondvloed was dit min of meer die effek wat ons in 'n plantehuis (soos dit baie begin toeneem), met hierdie plastiese groentetonnels soos hulle dit vandag het om weer die klimaat eweredig te hou – somer en winter.

Die eerste reënboog is op die aarde waargeneem eers **nadat** hierdie groot watergordel uit die lug op die aarde geval het:

My boog gee Ek in die wolke; dit sal 'n teken wees van die verbond tussen My en die aarde - (Gén. 9:13).

Soos reeds gesê, hierdie gelykmatige klimaat onder die waterkombers het die groei van weelderige plantegroei bevorder en dit weer die ontwikkeling van die kolossale dinosourusse waarvan die geraamtes van sommige tot 90vt lank was.

Die voedsel en lewensomstandighede was so volmaak dat die mens honderde jare oud geword het:

Adam het 930 jaar oud geword - (Gén. 5:5);
Noag het 950 jaar oud geword - (Gén. 9:29);
Methusalem het 969 jaar oud geword - (Gén. 5:27).

Na die sondvloed het die lewensduur van die mens na 120 jaar gekrimp, en later na 70 of 80 jaar - (Gén. 6:3; Psalm 90: 10).

Psalm 90:10 sê:
10 Die dae van ons jare – daarin is sewentig jaar, of as ons baie sterk is tagtig jaar; en die uitnemendste daarvan is moeite en verdriet; want gou gaan dit verby, en ons vlieg daarheen.

In die eerste wêreld of die eerste dispensasie (dit is nou tot by die sondvloed) was daar ook geen groot oseane nie. Laasgenoemde het ontstaan met die sondvloed, toe die watergordel rondom die aarde op die aarde neergestort en dit oorstroom het. Na die sondvloed het net genoeg water verdamp om die bergtoppe van die toenmalige wêreld (waar Petrus daarin - 2 Petrus 3, van skrywe, m.a.w. daardie wêreld voor die sondvloed) te voorskyn te laat kom; dit vorm ons vastelande soos ons hulle vandag ken. Die res van die water maak ons groot oseane uit, wat 71% van ons aardbodem oordek.

Lees 2 Petrus 3:5-6;

5 Want moedswillig vergeet hulle dat daar van lankal af hemele was en ‘n aarde wat uit water en deur water ontstaan het deur die woord van God,

6 waardeur die toenmalige wêreld met water oorstroom is en vergaan het.

Nou wil ek net vir u iets van nader toelig; dit is wat die Bybel bedoel met: “die sluise van die hemel het oopgegaan”. Daardie watermassa wat soos ‘n gordel rondom die aarde gestrek het en die aarde beskut het teen die kosmiese bestraling en ‘n gelykmatige klimaat gegee het, vanaf die ewenaar tot by die pole. Toe die sondvloed kom (dit was die oordeel) het daardie water op die aarde neergeplons.
Daar is wetenskaplikes wat reken dat dit heel moontlik die aarde op sy “as” kon laat kantel het, want u moet mooi let dit praat van getye – somer en winter, herfs en lente, alleen ná die sondvloed. Ons weet almal vandag, ons leer dit op skool en op universiteit, dat jou seisoene veroorsaak word deur die skuinste van die “as” van die aarde, m. b. t. die son nie waar nie?

Soos jou aarde rondom die son wentel en soos daardie “as” op sy verskeie posisies homself rig ten opsigte van die son, so verander jou seisoene. Maar as daardie “as” regop was soos hy rondom die son wentel, het jy nie seisoene gehad nie, en nou nog met jou watergordel rondom, het dit jou ‘n gelykmatige klimaat gegee vanaf die pool tot die ewenaar.

Dit is ‘n feit dat diere in die ysgordel ontdek is wat tropiese plante in hulle ingewande gehad het. Van daardie diere was so vars toe hulle ontdek was, dat van hulle vleis uitgesny en gebraai is, en natuurlik geëet kon word. U is bewus daarvan, ek wil nie tyd daaraan bestee nie maar u kan dit in enige ensiklopedie gaan lees, dit is ‘n feit dat dit so is. Mense het baie gewonder oor hoe die diere dan tropiese plante in hulle spysverteringskanale gehad het en dat hulle daar in die pole opgegrawe is?

So het die wêreld gelyk voor die sondvloed. Maar daardie wêreld, daardie dispensasie was van korte duur, want die sonde het gekom, u lees hoe die goddeloosheid op die aarde toegeneem het en wanneer ons nou ons studie het oor die “Engele” gaan ons vir u wys hoe dit gebeur het. Waar die sonde vandaan gekom het, hoedat van die engele mense geword het en met die mensekinders vermeng het en die goddeloosheid op die aarde gekom het. Dit staan alles in die Bybel en ons mense weet niks daarvan af nie.
Hierdie eerste wêreld of dispensasie was van korte duur.

# Eerste Wêreld van Korte Duur

Die eerste dispensasie het maar net vir ‘n bietjie meer as 1600 jaar geduur, vanaf die skepping tot by die sondvloed.
Die bevolking was almal gekonsentreer in die land Eden - dit beteken die aangename vallei “The Pleasant Valley”. Die Tuin van Eden was in die ooste van hierdie vallei geleë. Die mense voor die sondvloed het almal in hierdie vallei geleef en het nog nie die res van die wêreld ontdek nie.
Lees Génesis 2:8; dan wil ek nog ‘n iets vir u verduidelik anders sal dit nie vir u duidelik wees nie.
Génesis 2:8;
8 Ook het die HERE God ‘n tuin geplant in Eden, in die Ooste, en daar aan die mens wat Hy geformeer het, ‘n plek gegee.

Wanneer u nou na ‘n landkaart kyk en stel u nou self voor die landkaart; u sien die vaste lande van die wêreld, u sien vir Afrika daar waar ons nou woon, hier is Afrika nou met sy vorm, daar is Europa bokant hom, daar is Amerika links van hom, daar is China en die hele vasteland, daar is Australië, daar is New-Zeeland en daar is ‘n paar eilandjies. Verder sien jy see.
Daar is wetenskaplik bereken dat toe hierdie watergordel op die aarde neergeplons het, dit die vlak, die “level” van die toenmalige see, 3 myl laat styg het (u kan dit nou maar uitreken in kilometers) sodat dit wat ons vandag sien en waarop die mensdom op lewe met die 71% oseane wat die oppervlakte van die aardbol oordek, dat die mensdom lewe vandag eintlik op die bergtoppe van daardie eerste wêreld voor die sondvloed.

Toe daardie water op die aarde geval het en die seevlak met 3 myl laat styg het, het dit dele van die aarde toegemaak wat die mens daarna nog nooit gesien en nog nooit op geleef het nie. Want die mens het net in daardie gedeelte gelewe, in die vrugbare vallei; in baie boeke lees jy van “fertile crescent”, die Eufraat Rivier en daardie dele. Ons wonder miskien oor ons olievelde, hoekom dit daar geleë is en al hierdie dinge. Ek wil u graag verder voer. U kan sien dat ons vastelande; ons lewe eintlik op die bergtoppe van daardie eerste wêreld. Kom ons kyk waar was hierdie vallei, dit gaan ‘n bietjie tyd neem maar ek dink dit is noodsaaklik.

Waar was hierdie vallei, die Tuin van Eden presies geleë?
Deur die vier riviere wat deur hierdie vallei gevloei het, kan ons presies vasstel waar op aarde dit geleë is.
Lees Génesis 2:10-14;
10 En daar het ‘n rivier uit Eden uitgegaan om die tuin nat te maak; en daarvandaan is dit verdeel - - - -

(As jy opkyk na sy bo vlakke toe)
- - - - en het vier lope geword.
(In hulle toevloei na die tuin toe)
11 Die naam van die eerste is die Pison. Dit is hy wat om die hele land Háwila - - - - -
(Moet wees Háwula - dit is Arabië)
- - - - loop waar die goud is.
12 En die goud van dié land is goed. Daar is *ook* balsemgom en onikssteen.
13 En die naam van die tweede rivier is die Gihon. Dit is hy wat om die hele land Kus loop.
14 En die naam van die derde rivier is die Hiddékel. Dit is hy wat oos van Assur loop. En die vierde is die Frat.

Voordat ons die lope van hierdie vier riviere sorgvuldig op 'n kaart van Bybel Lande nagaan, moet ons onthou dat die sondvloed volgens berekening die watervlak van die see met ongeveer 3 myl laat styg het. Al die valleie en baie van die stede en hulle omliggende grondgebied is oorstroom en lê nou onder die water. So was bv. die Rooi See en die Persiese Golf, (ek gaan dit nou vir u op 'n kaart wys) valleie en dale van die rivierbeddings van bogenoemde riviere, voor die sondvloed.
Die Rooi See was natuurlik die bedding van die Rivier Gihon want dit is hy wat om die land Kus of Ethiopië loop. Die Pison het weer rondom Arabië geloop. Die Hiddékel is die Tigris (soos ons dit vandag ken) en die Frat is die Eufraat wat albei in die Persiese Golf loop.

Sodoende kan ons sien as ons mooi die kontoere van Arabië volg en die punt bo by Ethiopië, dat al vier uitmond net waar die Persiese Golf en die Indiese Oseaan bymekaarkom. Die Tuin van Eden lê dus heel moontlik onder die water waar die Straat van Hormus of Ormus nou is.
Dis hier waar die menseras begin het. Die vrugbare vallei van die Tigris en Eufraat word nog altyd beskou as die vrugbare vallei wat die bakermat van die mensdom is.

Soos 2 Petrus 3:6 sê, is hierdie toenmalige wêreld met water oorstroom en het vergaan. Maar dit beteken nie nou **dat hy uit bestaan geraak het nie**, dit is wat u mooi in gedagte moet hou, hy is **net toe onder water** en het op daardie manier vergaan. Daar word vandag nog deur baie gereken dat die verhaal van die verlore stad Atlantis uit hierdie tyd dateer.
Hierdie eerste mense in hierdie aangename en vrugbare vallei en onder sulke ideale klimaat omstandighede het natuurlik korrup en sondig geword en God moes die sondvloed stuur soos ons lees vanaf Génesis 6:5 tot by Génesis 9.

Ek wil dit net gou vir u wys, (op die landkaart) sodra u dit sien sal u dit dadelik erken. Daar is die Rooi See, hier is die Persiese Golf, hier is nou natuurlik wat hulle noem die Arabiese See, hier is Saudie Arabië, daar is Egipte, hier is Iran Afganistan en so aan. Kan u sien? Nou sê hulle die Pison en die Gihon wat nou rondom hier by Hawula – Arabië, (dit was Hawila in die dae van die Bybel), en Ethiopieë of Kus, die twee riviere. U moet nou onthou hierdie valleie is ook vreemd, die watervlak het nou 3myl gestyg, dit was diep valleie waarlangs hierdie riviere so om gevloei het.

Nou die Hiddekel of die Tigris en Eufraat loop hulle weer en mond natuurlik uit in die Persiese Golf. As jy nou vat dat daardie riviere het rondom daardie lande gevloei en hierdie hierso en hier het hulle dan bymekaar gekom – daar is die “Straight of Hormus of Ormus”. Daar is baie Bybel Verklaarders wat hierdie dinge bestudeer wat reken die Tuin van Eden het omtrent net daar gelê.

Hier is jou vrugbare valleie; hierdie hele gedeelte hier waar ou Babilon ook gebou was met sy geweldige mure rondom hom. Dit is geskiedkundige feite. Sy grond was so vrugbaar dat hy ‘n beleg van ‘n onbepaalde tyd kon weerstaan omdat die land so oorvloedig gelewer het. Hier het hulle miljoene mense ondersteun; het u miskien baie keer gedink as u die Bybel lees van die geweldige oorloë in die dae van Israel en so aan, die miljoene mense wat daar in betrokke was en dit was almal in hierdie gedeelte.

‘n Geweldige vrugbare gedeelte wat hierdie mense ondersteun het. Dat hierdie mense toe hulle in hierdie valleie gewoon het, voordat dit met die water oorstroom was, dat hulle nooit enige of die res van die wêreld nog bewoon het nie. Daar was nog nooit mense daar gewees voor die sondvloed nie, hulle het nét hier geleef.

Toe die sondvloed kom en hierdie hele aarde oorstroom het sodat al die mense verdrink en net Noag en sy familie gered is, het die ark later te lande gekom op die Berg Ararat hier bo in die noorde van Turkye, (daar is die Berg Ararat oor die 16,000vt hoog). Nadat die water gesak het en net hierdie kontinente uitsteek wat die bergtoppe van daardie eerste wêreld was, toe het Noag en sy familie in ‘n nuwe wêreld ingestap.

Daardie wêreld was vir hulle ‘n nuwe wêreld; weg was die dampkring, hulle het in die lug in gekyk, hulle het dit nog nooit vantevore gesien nie, hulle het nog nooit somer en winter gesien nie. Hulle het nooit haal en storm en reën geken nie. Dit was vir Noag en sy mense ‘n nuwe wêreld. Dit is belangrik

# Die Tweede Wêreld

**Noag se Nuwe Aarde.**
Wat vir Noag 'n nuwe wêreld was, is die wêreld waarin u en ek vandag lewe, en wat natuurlik vir ons 'n ou wêreld is.
Die sondvloed het Noag en sy familie en al die diere wat saam met hom in die ark was opgelig uit daardie eerste wêreld waarin hulle geleef het, en hulle neergesit in, vir hulle, 'n nuwe wêreld. Berg Ararat waarop die Ark te lande gekom het, is 16,946 voet hoog.

Hierdie "nuwe aarde" van Noag is die aarde waarin ons vandag lewe. Die toenmalige wêreld van voor die sondvloed, waarin Noag gebore is, was baie anders, soos ek nou vir u beskrywe het, ek hoop dit is vir u duidelik). Die dag toe Noag uit die Ark gestap het die deur oopmaak, en weer sy voet op droë grond sit, het hy opgekyk in 'n hemelruim wat hy **nooit** vantevore gesien het nie. Dit was vir hom 'n nuwe hemel. Weg was die watergordel wat die aarde omring het, en die son, maan en sterre was helder sigbaar.

Wanneer dit gereën het, was daar 'n reënboog in die lug, iets wat hulle nooit vantevore gesien het nie, dit was **nuut**. Daarom het die HERE gesê Ek gee julle die boog in die wolke en dit sal 'n teken wees dat daar nooit weer 'n sondvloed sal wees nie. As hulle die reënboog gesien het gedurende daardie 1600 jaar voor die vloed waarin hulle op die aarde geleef het, sou dit nie vir hulle 'n teken gewees het nie. Ons weet ons kry alleen 'n reënboog na 'n reën.

Die klimaat was anders. Nou meteens was daar somer en winter, hitte en koue, saaityd en oestyd. Die gelykmatige klimaat was weg. Daar was wind en storm en stortreëns. Die son het dikwels met velle strale uit 'n wolklose hemel neergebrand. Mens, dier en plant was nou blootgestel aan die Kosmiese bestraling uit die ruimte.
Op die aarde was dit ook anders. Die plantegroei het verander, die diere was nie meer dieselfde nie, 71% van die aardbodem was nou onder water. Al die valleie was oorstroom. Van nou af moes die mens op die Plato's van die toenmalige wêreld lewe, gebiede van die aarde waar die mens van voor die sondvloed nooit eers van gedroom het nie.
Hierdie Plato's het mettertyd bekend geword as die vastelande: Europa, Asië, Afrika, Amerika en Australië ensovoorts. Alles, die lewensomstandighede, die lug, die manier van boerdery, alles, was anders. Dit was vir hulle 'n nuwe aarde! (Het hulle nie, toe hulle Amerika ontdek het, dit óók die nuwe wêreld genoem nie? En dit is nie te vergeleke met wat Noag na die vloed ondervind het nie).

Vir Noag en sy familie, die enigste menslike oorlewendes na die vloed, was dit voorwaar “nuwe hemele en ‘n nuwe aarde”! En dit is ons teenswoordige hemele en die aarde soos ons dit vandag het. Soos reeds gesê, moes Noag hulle vir die eerste keer die hitte en die koue, die stormweer, hael en wind trotseer.
Lees Génesis 9:12-17: - verbond van die reënboog.

Hierdie “plato’s” waarop ons nou lewe is 3 myl bokant die vrugbare valleie van die toenmalige wêreld, nou oordek met die water van ons groot oseane. Wat lê nie onder hulle verborge nie? Ons het dit nog nooit gesien nie. Sê nou net, luister mooi, u gaan sien dit gaan meer as “sê nou net” word maar net om solank u gedagte in daardie rigting te stuur. Kom ons vra die vraag: Sê nou net daardie waters word eendag weer deur God verwyder en daardie gebiede wat nou toelê onder die see, word weer blootgelê; sal dit nie vir ons **‘n nuwe wêreld** wees nie? Ek gaan vir u wys dit is presies wat gaan gebeur, en ek gaan vir u die Skrif daarvoor wys.

Noag en sy nageslag moes ‘n harde stryd stry om nou ‘n bestaan te maak. Dit was ‘n worsteling om te oorleef. Die lewensduur het vinnig gekrimp van amper 1,000 jaar na maar 70 of 80 jaar. Selfs ons moderne wêreld met al sy wetenskaplike prestasies, sy kunsmisstowwe, masjinerie, moderne geboue en alles kan die lewe nie verleng nie.
Job se woorde is alte waar:

> “DIE mens uit ‘n vrou gebore is kort van dae en sat van onrus”
> - (Job 14:1).

## Die Derde Wêreld

**Die beste lê nog voor!**
Ek dank God, die Bybel het altyd vir my ‘n boodskap en as die Bybel nie vir my of ander ‘n boodskap het nie, dan het die Bybel geen betekenis nie. Dit is die boodskap en ons is die geslag wat lewe op die drumpel van daardie volgende dispensasie. Ek wil vir u wys dat die Bybel vir ons genoeg inligting daaromtrent gee wat vir ons presies laat sien hoe dit gaan lyk.
Hou goeie moed: die beste lê nog voor!
Daar is heerlike beloftes in die Bybel van ‘n derde wêreld (of Era of Tydperk of Dispensasie) m.a.w. nuwe hemele en ‘n nuwe aarde:

> Maar ons verwag volgens sy belofte nuwe hemele en ‘n nuwe aarde ---- (2 Petrus 3:13).

Hier sal alles herstel word, al die moeite, vrees, kommer en sorg verdwyn, en selfs die dood sal uiteindelik nie meer wees nie!

Net weer om u aandag te kry, sê nou daar kan iets gebeur om hierdie see te vat en hom weer in die lug in te voer, en hom weer te sprei rondom die aarde soos 'n gordel, en daar kan iets gebeur om hierdie aarde se "as" weer vertikaal m. b. t. die son reg te ruk. Sal dit nie vir diegene wat op so 'n aarde lewe 'n nuwe aarde en nuwe hemele wees nie? Sê nou u en ek lewe op daardie aarde, want dit is die belofte wat ons aangebied word in die Bybel.
Maar gaan dit ook nie terselfdertyd weer die ou aarde, daardie eerste aarde wat Noag hulle geken het, gaan dit nie weer daardie aarde wees nie? Hou dit in gedagte.
Kom ons kyk wat sê die Bybel daarvan.
Ons Here Jesus het aan hierdie komende derde wêreld – dispensasie die naam van die "Koninkryk van God" gegee.
Hy het ons leer bid:

> "Laat u koninkryk kom; laat u wil geskied, soos in die hemel net so ook op die aarde;" - (Matt. 6:10).

Jesus van Násaret is dié Christus, die Seun van God.
Hy is die tweede Adam wat in hierdie nuwe wêreld gaan regeer, hierdie "herwonne paradys".

## Die Tye van die Wederoprigting van Alle Dinge

Lees hierdie baie betekenisvolle woorde in:
Handelinge 3:19-21;

19 Kom dan tot inkeer en bekeer julle, sodat julle sondes uitgewis kan word en tye van verkwikking van die aangesig van die Here mag kom,
20 en Hy Hom mag stuur wat vooraf aan julle verkondig is, naamlik Jesus Christus,
21 Hom wat die hemel moet ontvang tot op die tye van die wederoprigting van alle dinge, waarvan God van ouds af gespreek het deur die mond van al sy heilige profete.

Luister nou mooi, u moet hier volg want dit is baie belangrik.
Daar kan nie 'n wederoprigting wees van dit wat nie alreeds vantevore bestaan het nie. Is dit nie waar nie? Dit is belangrik. Hoeveel mense het dit raak gesien? Nou sê Petrus, ek dink dit is in Petrus se tweede preek, kort na die dag van Pinkster, as jy hom lees in Handelinge 3, hy sê, die profete het daarvan gepraat, al die profete het gepraat van die wederoprigting. Ek het vir u by die aanhef van hierdie studie, onthou u, ek het gelees uit Jesaja, uit Miga, uit Petrus en verskillende van die ander maar dit is maar net 'n paar uittreksels. Die Bybel is daarvan vol; as u eers hierdie dinge nagaan waarvan die profete geskryf het. Ons gaan nou in 'n

hele paar van hierdie Skrifte sien dit is presies wat die profete van geskryf het; die wederoprigting, die herstel, en u kan alleen iets herstel wat vantevore daar was, dit is baie belangrik.

As hierdie teenswoordige wêreld bestem is om met vuur te "vergaan" en daar nuwe hemele en 'n nuwe aarde gaan wees, is dit logies en Skriftuurlik om te verwag dat die Skepping van God soos dit voor die sondvloed was weer herstel gaan word anders is dit nie 'n wederoprigting nie; 'n wederoprigting! Van hierdie Skepping het Hyself gesê dat dit baie goed was.

Dit is die koninkryk waarvan ons in hierdie volgende Skrifte lees:
Maar net voor ek dit lees moet ek net vir u beklemtoon, dalk gaan dit my tyd inperk maar ek moet dit doen, al moet ons dalk nog 'n keer na hierdie studie kyk. Toe God die mens geskape het, daardie pragtige ideale toestand tussen die skepping en die sondvloed wat ek vir u beskrywe het, sou u nie met my saamstem dat dit die oorspronklike bedoeling van God vir die mens was; dat dit so moes wees nie?

Sê nou maar Adam het nie gesondig nie, en God het gekyk en gesien dat alles goed was, was dit nie God se bedoeling dat dit die tuiste, die huis van hierdie kind van Hom wat Hy mens genoem het was en sou wees nie? Wat Hy vir Homself gemaak het nie? Met wie Hyself kon wandel en gepraat het, in die koel aandwindjie; want toe Hy geroep het: Adam waar is jy? Nadat hy gesondig het, was dit juis God wat aarde toe gekom het om besoek te kom bring aan sy kind en met hom te praat en gemeenskap te kon hê.
Toe kom die sonde; dit was maar 'n inbreking; 'n inbreking op God se plan, hoe min dink ons van God. Dink u dat die mens met sy sonde en die duiwel met sy verset, God se plan uiteindelik kan omverwerp?
Wat se God dien ons dan?

Nee vriende, daarom, as daardie eerste skepping goed was, en dit put die omgewing, die milieu, en die agtergrond en alles wat Hy bedoel het vir die mens om in te lewe. Dink u nie dit is logies en redelik om te verwag dat na die sonde herstel is; die Here Jesus wat aan die kruis gesterwe het, Hy het sy bloed gestort, Hy het die prys betaal, Hy het die dood oorwin - dat Hy dit weer gaan herstel en dit die mens se ewige tuiste gaan maak nie?

Dat God saam met die mens weer uiteindelik gaan wandel soos ons gelees het daar in Openbaring 21 – van die nuwe Jerusalem; "kyk die Tabernakel van God is by die mense, Hy sal hulle trane afdroog en die dood sal nie

meer daar wees nie”, dit is hoe Hy Adam gemaak het in die begin. Die wederoprigting van alle dinge waarvan die profete gepraat het.
Wie maak dit vir u?
Ek is seker daarvan dit maak die Bybel se plan al klaar oneindig duideliker. En dit is wat vir ons beskrywe word!
Nou lees ons:
Daniël 2:44;
44 Maar in die dae van dié konings sal die God van die hemel ‘n koninkryk verwek wat in ewigheid nie vernietig sal word nie, en die heerskappy daarvan sal aan geen ander volk oorgelaat word nie; dit sal al daardie koninkryke verbrysel en daar ‘n einde aan maak, maar self sal dit vir ewig bestaan.
Jesaja 2:2;
2 En aan die einde van die dae sal die berg van die huis van die HERE vasstaan op die top van die berge en verhewe wees bo die heuwels, en al die nasies sal daarheen toestroom -- (Jes. 2:2).
Dit wys net op wat die profete sê hoe ideaal daardie toestand nou gaan wees.

Jesaja 9:5-6;
5 Want ‘n Kind is vir ons gebore, ‘n Seun is aan ons gegee; en die heerskappy is op sy skouer, en Hy word genoem: Wonderbaar, Raadsman, Sterke God, Ewige Vader, Vredevors —
6 tot vermeerdering van die heerskappy en tot vrede sonder einde, op die troon van Dawid en oor sy koninkryk, om dit te bevestig en dit te versterk deur reg en deur geregtigheid, van nou af tot in ewigheid. Die ywer van die HERE van die leërskare sal dit doen.

Let op die woord “heerskappy” in bogaande skrifgedeeltes en vergelyk dit met die “wederoprigting van alle dinge” in Handelinge 3:21 en met hierdie woorde van God in:
Génesis 1:26;
26 En God het gesê: Laat Ons mense maak na ons beeld, na ons gelykenis, en laat hulle heers oor die visse van die see en die voëls van die hemel en die vee en oor die hele aarde en oor al die diere wat op die aarde kruip.
(Die slang ingeslote — F.W.C.N.)

Lees ook Openbaring 21:4;
4 En God sal al die trane van hulle oë afvee, en daar sal geen dood meer wees nie; ook droefheid en geween en moeite sal daar nie meer wees nie, want die eerste dinge het verbygegaan.

# Die Hoofstad

Die hoofstad van hierdie nuwe wêreld.
Die hoofstad sal die nuwe Jerusalem wees, en die Troon die letterlike Troon van Dawid -- lees self 2 Samuel 7 en Psalm 89.
Die Engel het vir Maria gesê:
Lukas 1:31-33;
31 En kyk, jy sal swanger word en 'n Seun baar, en jy moet Hom Jesus noem.
32 Hy sal groot wees en die Seun van die Allerhoogste genoem word; en die Here God sal aan Hom die troon van sy vader Dawid gee,
33 en Hy sal koning wees oor die huis van Jakob tot in ewigheid, en aan sy koninkryk sal daar geen einde wees nie.

Vergelyk Daniël 2:44; wat ons vantevore gelees het.
Die Apostel Jakobus haal die volgende aan:

> Daarna sal Ek terugkom en die vervalle hut van Dawid weer oprig, en wat daarvan verwoes is, sal Ek weer oprig en dit herstel -- (Hand. 15:16).

Petrus skryf:

> Maar ons verwag volgens sy belofte nuwe hemele en 'n nuwe aarde waarin geregtigheid woon – (2 Petrus 3:13).

**Waar sal die nuwe aarde wees?**
Die Profete praat van 'n dag in die toekoms wanneer daar nie meer oseane sal wees nie:

> EN ek het 'n nuwe hemel en 'n nuwe aarde gesien, want die eerste hemel en die eerste aarde het verbygegaan; en die see was nie meer nie -- (Open. 21:1).

U sien hier alreeds, jou see gaan weggeneem word.
Waar gaan hy heen?
Waar gaan hy gesit word?
Die woord "verbygegaan", nou moet u mooi luister, ek lees weer net daardie versie, dit is belangrik:
Openbaring 21:1;
1 EN ek het 'n nuwe hemel en 'n nuwe aarde gesien, want die eerste hemel en die eerste aarde het **verbygegaan**; en die see was nie meer nie --

Ek wil nou hê u moet kyk na daardie woord verbygegaan; dit is 'n ongelukkige vertaling wat heeltemal 'n verkeerde indruk gee, ek gaan dit nou vir u verduidelik.

Die woord “verbygegaan” in hierdie gedeelte is uit die Griekse woord **“Parechomai”** vertaal, en dit beteken – “het voor my verbygegaan”, dit het glad nie die betekenis van verbygegaan het nie - in die verlede nie, dit beteken as ek nou hierso staan en hier ry nou ‘n motorkar **voor** die deur verby dan sê ek hier het nou net ‘n mortorkar ge-**“Parechomai**”, hy het nou net hier **voor** my verbygegaan; dit het heeltemal ‘n ander betekenis as “verby, dit is agter die rug”, en dit is ‘n baie belangrike punt. Dit het **voor** my verbygegaan of dit het in sig gekom.

Met ander woorde, luister nou mooi, Johannes beskryf nou vir ons die nuwe Jerusalem en hy sê: “EN ek het ‘n nuwe hemel en ‘n nuwe aarde gesien, want die eerste hemel en die eerste aarde het **voor** my verbygegaan”, voor my oë, ek het hom gesien, die eerste hemel en die eerste aarde, die een van Noag, voor die sondvloed, voor my oë verbygegaan, ek het hom gesien, “en die see was nie meer daar nie”.
M.a.w. dit is van die eerste dinge wat hy opgemerk het, dit moet iets merkwaardig wees, as jy nou skielik na ons aarde kyk, 71% is onder water en hulle maak nou ‘n nuwe atlas, hulle sit die atlas voor jou van die wêreld, wat, ek het so iets nog nooit gesien nie, waar is die see? Dit is die eerste ding wat jy sal opmerk. Dit is een van die eerste dinge wat Johannes opmerk toe hy hierdie gesig kry.

Johannes het gesien hoedat hierdie teenswoordige wêreld verander het en oorgegaan het vanuit sy teenswoordige toestand in die van die eerste hemel en die eerste aarde toe daar nie see was nie.
Ook die Griekse woord **“Parerchomai”** beteken ook om van die een toestand te verander in ‘n ander toestand.

In sy “Analytical Concordance” gee Robert Young die betekenis van “om by jou verby te gaan” - nie vernietiging nie; soos ons sien, deur die eerste hemel en die aarde het verbygegaan, m.a.w. dit is klaar met hom. Hy was klaar; dit is gladnie die betekenis nie. Dit is van die uiterste belang.
In Matthéüs 26:39,42, word “Parerchomai” ook in die oorspronklike gebruik en ons moet dit net lees:
Matthéüs 26:39,42;
39 En Hy het ‘n bietjie verder gegaan en op sy aangesig geval en gebid en gesê: My Vader, as dit moontlik is, laat hierdie beker by My verbygaan; nogtans nie soos Ek wil nie, maar soos U wil.
Laat hy by My verbygaan dat Ek nie nodig het om uit hom te drink nie.
Kom ons kyk na:
42 Weer het Hy vir die tweede maal gaan bid en gesê: My Vader, as hierdie beker nie by My kan verbygaan sonder dat Ek dit drink nie, laat u wil geskied.

In albei gevalle “Parerchomai”, dieselfde as in Open. 21:1.

In sy “Annotated Reference Bible” sê Dake ook dat die woord “Parerchomai” nooit vernietiging beteken nie.
In Markus 6:48; Lukas 18:37; Handelinge 16:8; -- word hierdie selfde woorde gebruik vir waar die een by die ander verbygaan.
U moet dit maar self lees, ek wil net nog meer op band kry.

Ons sê dus weer: Johannes het die eerste hemel en die eerste aarde van voor die sondvloed by hom sien verbygaan, en dit was vir hom ‘n nuwe hemel en ‘n nuwe aarde want hy het dit nog nooit vantevore gesien nie, net soos dit vir ons sal wees.
Die oseane was weer opgeneem in die lug en die 71% van die aarde wat deur hulle oordek was, het weer in sig gekom. Dit is dan op hierdie “nuwe aarde” waarop hy die “nuwe Jerusalem” vanuit die hemel sien neerdaal het.
Vergelyk: Jesaja 65:17; Jesaja 66:22.

Kom ons vertaal nou Openbaring 21:1 dus, soos dit behoort vertaal te word.
Die korrekte betekenis van Openbaring 21:1 is dus:

> “En ek het ‘n nuwe hemel en ‘n nuwe aarde gesien, want die eerste hemel en die eerste aarde soos God dit oorspronklik geskape het, het in sig gekom toe dit voor my oë verbygegaan het, want die see was daar nie meer om 71% van die eerste aarde te verberg nie”.

Dit is die korrekte vertaling, met sy korrekte betekenis, van Open. 21:1!
Die beste gedeeltes van die aarde was dus nog nooit bewoon nie, maar is bewaar vir die wat die koninkryk gaan beërwe:
Lukas 20:35;
35 maar die wat waardig geag word om daardie eeu - - - -
(of die derde dispensasie)
- - - - en die opstanding uit die dode te verkry - - - - - ”
Wil u nie graag in daardie tyd lewe nie?
U kan dit doen deur waarlikwaar u hart en u lewe aan Koning Jesus oor te gee.

## Die Aarde bestem as die Ewigdurende Tuiste van die Mens

Al die Profete voorspel dat die aarde bestem is om die ewigdurende tuiste van die mens te wees. Is dit dan nie waarvoor God Adam geskape het nie? Is dit nie wat Jesus, die tweede Adam voor gekom het om te herstel nie?

Het Jesus nie die aarde beloof aan die sagmoediges nie? – (Matt. 5:5).

Sal die bloedgewastes uit elke stam en taal en volk en nasie nie as konings en priesters op die aarde heers nie? -- (Open. 5:9-10).
Die wedergeborenes sal die koninkryk ingaan -- (Joh. 3:3, 5, 7)
Die koninkryk wat nie net in die hemel is nie, maar ook op die aarde – (Matt. 6:10).
Jesaja skryf:

> Hulle sal geen kwaad doen of verderf aanrig op my hele heilige berg nie; want die aarde sal vol wees van die kennis van die HERE soos die waters die seebodem oordek -- (Jes. 11:9).

Sien ook Hábakuk 2:14 -- waters seebodem oordek.
Eségiël skryf:

> En hulle sal sê: Hierdie land wat verwoes was, het geword soos die tuin van Eden; en die stede wat in puin gelê het en verwoes en afgebreek was, is versterk en bewoon -- (Eség. 36:35).

Eségiël 37:27-28;
27 En my tabernakel sal oor hulle wees, en Ek sal vir hulle 'n God wees en hulle vir my 'n volk wees.
28 En die nasies sal weet dat Ek die HERE is wat Israel heilig as my heiligdom vir ewig in hulle midde sal wees.

## Hoe Sal Dit Gebeur?

In die derde hoofstuk van sy tweede brief sê Petrus baie duidelik hoe dit gaan gebeur. Dit sal 'n demonstrasie wees van die **krag en almag** van God wat die mens nooit sal vergeet nie.

U moet verseker aanvra vir ons studie oor: "Die Groot Verdrukking" waarin ons ook skryf van die **verskrikking** wat die einde van hierdie teenswoordige wêreld sal vergesel, om plek te maak vir die derde dispensasie, dit is "die nuwe hemele en die nuwe aarde".

## Armagéddon en die Groot Dag van God Almagtig

Petrus skryf:
2 Petrus 3:7,10;
7 Maar die teenswoordige hemele en die aarde is deur dieselfde woord as 'n skat weggelê en word vir die vuur bewaar teen die dag van die oordeel en die verderf van die goddelose mense.
10 Maar die dag van die Here sal kom soos 'n dief in die nag, waarin die hemele met gedruis sal verbygaan en die elemente sal brand en vergaan, en die aarde en die werke wat daarop is, sal verbrand.

Dit beteken in hierdie vuuroordeel sal al die werke van die mens, Kerklik, Ekonomies, alles wat nie van God is nie, verbrand word sodat dit wat van God is, en dus ewig is, kan bly
Sien Hebreërs 12:25-28 – nog eenmaal die aarde skud.

1) Die "Nuwe Hollandse Vertaling", vertaal die woord verbrand as: "en de aarde en de werken daarop zullen gevonden worden".
2) Ivan Panin in sy "Numeric English New Testament", gebruik die woord "discovered".
3) Die "Revised Version", sê in 'n voetnota: "The most ancient manuscripts read **discovered**,".
4) Die "New English Bible", sê: "will be laid bare".

En dit saam met die hele verband soos ons dit sover gesien het, wys vir ons dat: Met die vuuroordeel sal dit so 'n geweldige vuur tesame met die dwarrelwinde van God - - - - -
(wat ons nog sal verduidelik)
- - - - - dat die oseane sal drooggelê word om die fondamente van die aarde te ontbloot, en die hemele, dit is die atmosferiese hemel en die sterre hemel, te verander om weer soos die eerste hemel en aarde te wees, wat vir ons **nuut** sal wees.
(Vergelyk: Psalm 18:7-15; Jes. 24:6; Jes. 45:18; Jes. 51:6; 2 Sam. 22:16; Nahum 1:4).
Gods woord praat van die stormwinde en die verslaandes van die Here wat in die dag sal lê van die een einde van die aarde tot die ander – (Jer. 25:31-33).

En die dwarrelstorms wat sal losbars op die hoofde van die goddelose mense en dat ons dit aan die einde van die dae sal verstaan - dit is nou! – (Jer. 30:23-24).
Lees ook: Eség. 1:4; 2 Thess. 1:7-11.

Dit is welbekend dat groot orkane wat oor damme en mere getrek het groot massas water die lug ingesuig het en soms hele reservoirs leeg gelek het. Wag totdat God se dwarrelstorms oor ons oseane en riviere begin trek!
Een enkele waterstofbomontploffing het 'n lig van 500 sonne op 'n afstand van 40 myl! Die vuurbal van sy ontploffing het 'n deursnee van 4 myl: Alles wat lewe sterwe binne 'n radius van 20 myl vanaf die ontploffing. Die rook, as en stof styg 80,000 voet en meer soos 'n paddastoel die lug in, en winde van rondom pers met orkaansterkte in na die middel om die lugleë ruimte deur die ontploffing veroorsaak, op te vul. Die draaiing van die aarde gee aan die wind 'n dwarrel aksie.

Wat sal gebeur as daar baie sulke bomme ontplof en God nog die arsenale van die hemel ook oopmaak en sy grimmigheid op die aarde uitstort?
U kan u goed voorstel die gedruis en rumoer wanneer die elemente begin brand en die hemele met gedruis verbygaan.
Die woord vir hemele is **"Ouranoi"** en beteken die lugruim van die atmosferiese hemele, maar dis ook die grondwoord vir **"Uranium"**, die basiese stof van die atoombom.
Dit is dus baie beslis 'n atomiese vuur wat in 2 Petrus 3:10, beskryf word.
Dit sal die aard wees van die vuuroordeel wat hierdie teenswoordige wêreld sal tref, suiwer en verander om dit te laat verander in die **nuwe hemel** en die **nuwe aarde** soos dit was toe dit **nuut en vars** uit die skeppende hand van God gekom het reg aan die begin.
Dit sal met die wederkoms van Christus aan die begin van die Millennium gebeur en nie na die Duisendjarige Vrederyk nie. Waarom sal daar 'n oordeel val op die aarde nadat Christus alreeds eenduisend jaar regeer het?
As u 2 Petrus 3; noukeurig lees, sal u dit baie duidelik sien.

Die vuur wat op die Gog en Magog val aan die einde van die duisend jaar soos in Openbaring 20:9 beskryf, val net op die nasies wat deur die Satan mislei is om die laer van die heiliges en die geliefde stad te omsingel. Daar is geen sprake van elemente wat brand en hemele wat met gedruis verbygaan nie.

**Is u gereed?**
2 Petrus 3:13-14;
13 Maar ons verwag volgens sy belofte nuwe hemele en 'n nuwe aarde waarin geregtigheid woon
(Begin met Duisendjarige Vrederyk: - sien Jes. 2:1-5; Miga 4:1-4)
14 Daarom geliefdes, terwyl julle hierdie dinge verwag, beywer julle dat julle vlekkeloos en onberispelik voor Hom bevind mag word in vrede.

Einde.

## Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ‘n toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.

Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes. siektes en ellende op aarde is.

Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.

By die Wederkoms van Christus (nou op hande) sal hierdie nasies tot ‘n ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.

Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat ISRAEL KAN HOOR!

**Bylae:**

Boeke beskikbaar by Ekklesia kantoor:

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ‘n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |

| No | Titel |
| --- | --- |
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos, troos my Volk sê julle God |

| No | Titel |
|---|---|
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Verdrukking Die Groot |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in ‘n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die Here |
| 63 | Wie is my Naaste? |
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Byvoegings:**

| No | Titel |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die wonderlike wêreld van môre |
| 74 | Die volk en verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |

| No | Titel |
|---|---|
| 78 | Uitlander en Vreemdeling/Jood of Griek |

**English books available**

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joel |
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel's 70th week |
| 8 | The Great Tribulation |
| 9 | The Israel Truth T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes Of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New Additions:**

| No | Titel |
|---|---|
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his "Cushite" Wife |
| 26 | Unpublished Writings |

| | |
|---|---|
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |

**Naslaan Biblioteek:** Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar
**'n Biografie van F.W.C. Neser**
Vir diegene wat meer oor F.W.C. Neser te wete wil kom is daar 'n biografie beskikbaar wat deur Richard Searle geskryf is.

**Oudiokassette / CD's en Videobande**
Daar is sowat 2000 oudiokassette / CD's en videobande beskikbaar waarin pastoor F.W.C. Neser se boodskappe vasgelê is.

**Webtuiste:**

Besoek ook **ons webtuiste:** www.israelmusthear.co.za waar u bykans 1500 preke/leringe van Pastoor Neser en ± 100 Afr. en Eng. boeke wat deur Pastoor Neser geskryf is, volledig kan aflaai. Hierdie diens is gratis.

E pos Adres: ekklesiekassetfonds.neser@gmail.com
Gebruik die adres om u bestelling van boeke/CD's/of DVD's te plaas of om met ons in die kantoor kontak te maak.